SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 8 JUNIE 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

KENNISGEWING VAN SARL SPESIALE ALGEMENE VERGADERING

BELANGRIKE AANKONDIGING - TWEEDE SAV OP 21 JUNIE

NOMINASIES VIR RAADSLEDE

SARL HERSTRUKTURERINGSINISIATIEF 2003

SATELLIETE DIE ONDERWERP VAN DIE VOLGENDE INTEGNET

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede. Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

KENNISGEWING VAN SARL SPESIALE ALGEMENE VERGADERING

Kennis word hiermee gegee dat in terme van Reël 12.3 van die Grondwet en Reëls van die SARL, 'n Spesiale Algemene Vergadering gehou sal word by die Nasionale AmateurRadioSentrum, SENTECH-gronde, Johannesburg op Saterdag 21 Junie 2003 beginnende om 09:00. Registrasie en voorlegging van volmagte sal reeds om 08:00 begin.

Die vergadering word belê in opdrag van die lede teenwoordig by die Algemene Jaarvergadering wat op 29 Maart 2003 in Bloemfontein gehou is waartydens die Raad se Konsep Begrotingsvoorstelle deur die meerderheid van die lede en volmagte verwerp is.

Die doel van die vergadering is die voortsetting van die AJV-besigheid om die Begrotingsvoorstel vir 2004 en die Ledegeldvoorstel vir 2004 te oorweeg. (Items 8.5, 8.6, en 8.7 van die AJV-agenda).

SEKRETARIS VAN DIE RAAD BEDANK

Laurie Devereux, ZS5DL, het uit sy pos as Sekretaris van die SARL-raad bedank aangesien hy voel dat hy as gevolg van sy val 'n tyd gelede, waartydens sy arm gebreek is, nie sy sekretariële pligte na behore kan nakom nie. Laurie bly egter aan as lid van die Raad. Ons wens Laurie 'n spoedige en volkome herstel toe.

BELANGRIKE AANKONDIGING - TWEEDE SAV OP 21 JUNIE

'n Spesiale Algemene Vergadering is aangevra deur 30 lede vanuit Kaapstad in terme van Afdeling 8.2, 12.1, en 16.14.iv van die reëls van die SARL. In terme van die reëls van die SARL moet so 'n vergadering plaasvind ses wekw na die ontvangs van so 'n versoek, wat 24 Junie 2003 sal wees. Aangesien die SAV wat ooreenkomstig die besluit van die jongste AJV vir 21 Junie belê is, is dit gepas dat die tweede SAV belê word om gehou te word na afloop van die eerste SAV sowel as 'n raadsvergadering waartydens 'n nuwe President, Vise President en Sekretaris verkies sal word.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE

Daar is tans drie vakatures op die Raad weens die bedanking van die President en twee ander vakante poste. Volgens Reël 16.2 word nominasies ingewag van lede van die SARL om die vakatures te vul. Indien meer as drie nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word. Elke nominasie moet die volgende insluit: 1. Volle name, roepsein en adres van die genomineerde; 2. 'n Amateurverwante CV van hoogstens 200 woorde; 3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy/sy die nominasie sal aanvaar en op die Raad van die SARL sal dien indien verkies; 4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees; 5. Alleenlik volopbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel en sekondeer. nie.

Die nominasies moet die Sekretaris nie later as die sluiting van besigheid teen 13:00 op Woensdag 18 Junie 2003 bereik nie. Die nominasies moet geadresseer word aan: Die Sekretaris, SARL en gepos word aan Posbus 1721 Strubensvallei, 1735 sowel as gefaks word aan 011 675 2793.

SARL HERSTRUKTURERINGSINISIATIEF 2003

Volgende op die afkeuring van die voorgestelde begroting en ledegelde tydens die 2003 AJV, het 'n groep van bekommerde lede van die SARL 'n spesiale komitee in die lewe geroep. Die doel van hierdie komitee is "om alle aspekte van die SARL te ondersoek en een of meer alternatiewe vir die herstrukturering van die organisasie voor te stel ten einde amateurradio in Suid-Afrika beter te dien."

Die komitee is deur die Raad van die SARL aangestel in terme van Reël 16.35 [xiii] en sal aan die Raad sowel as al die lede van die SARL terugrapporteer. Dit word gehoop om 'n interimverslag aan die SAV op 21 Junie voor te lê. Die eerste vergadering is verlede Maandag 2 Junie gehou en vergaderings sal op 'n weeklikse basis voortgesit word.

Komiteelede is van oral oor die land gewerf om die komitee verteenwoordigend van al die sienswyses te maak en bestaan tans uit 11 deelnemers. Die komitee hou sy vergaderings deur gebruik van telekonferensie en e-pos, en dit is duidelik nie prakties om die komitee nie te groot te maak nie. Indien u egter voel dat u of iemand in u klub waarde tot die proses kan bydra kontak asb een van die volgende konvenors:

Peter Hers ZS6PHD Sel: 083 445 4634 E-pos: zs6phd@mweb.co.za

Graham Hartlett ZS6GJH Sel: 082 441 6989 E-pos: zs6gjh@icon.co.za

MET DIE VOLGENDE INTEGNET SAL SATELLIETE BESPREEK WORD

Die volgende SARL Integnet sal op Sondagaand 22 Junie plaasvind. Die besprekingsonderwerp sal amateursatelliete wees met die fokus op inligting vir nuwelinge oor hierdie faset van amateurradio. Dit sal 'n detailbespreking insluit oor hoe om die sogenaamde “maklike” satelliete te gebruik wat nie groot belegging in gesofistikeerde nuwe toerusting benodig nie.

PEARS MIKROGOLF- EN DIGITALE WEDSTRYD VOLGENDE NAWEEK

Die heel eerste Mikrogolfwedstryd in the RSA, wat saam met die tweede Digitale wedstryd sal loop, sal om 18:00 SAT op Vrydag 13 Junie tot Sondag 15 Junie plaasvind.

Die mikrogolfwedstryd behels beide aard- en AMA (EME) kategorieë en dek die 1,3 - 2,3 - 5,6 - 10 - 24 en 47 GHz bande. Morse of enige analoogmodus kan gebruik word. Die Digitale wedstryd behels ook die voorgenoemde kategorieë maar ook 50, 144, 432 en 1 296 MHz bande, waar JT6M, J544, PSK31 en WSJT toegelaat word.

Die 48 uur wedstryd oor die lang naweek kan wonderlike geleenthede bied om kommunikasie oor baie lang afstande te werk, veral waar swerweroperateurs aktief is.

OPE DAG VIR TUISBOUERS AAN DIE WESRAND

Daar sal 'n ope dag wees vir tuisbouers by die Wesrand se klubhuis in Krotonstraat, Weltevreden Park op Saterdag 28 Junie.

'n Aantal praatjies is vir die oggendsessie geskeduleer. Onderwerpe sal senders/ontvangers, antennas, toetstoerusting en restourasie van ouer radios insluit. Enige op-die-lug demonstrasies word vir die oggendsessie beplan.

Deelnemers word uitgenooi om enige toerusting waarvoor kundige raad benodig word saam te bring vir die middagsessie. 'n Verskeidenheid van toets- en meetapparaat sal beskikbaar wees.

Die Wesrandklub sal wat te ete en verversings gedurende die dag verskaf.

Al die voorgenome aktiwiteite klink baie interessant te wees en 'n besoek kan weliswaar die moeite loon.

Hekke open om 09:00 vir die aanvang van aktiwiteite om 10:00.

HIBISCUSKUS AMATEURRADIOKLUBNUUS

Die AJV van die Hibiscuskus amateurradioklub is op 25 Mei gehou.

Dit was die einde van die tweede bestaansjaar van klub met die voortgaande vestiging en uitbreiding van amateurradio aan die Suidkus van KZN.

Die klub vergader tweemaandeliks en vergaderings word altyd goed bygewoon.

Die tydgleuf van hul Sondagoggendse radiobulletin vanaf ZS5HAC het geskuif van 09:15 tot 08:00 maar bly op 7,045 MHz. Hulle herlei ook die ligabulletin Sondagoggende op 145,775 MHz via hul Suidkusherhaler in Umzumbe.

Vanjaar het al hul RAE-studente die eksamen geslaag wat hul klub met 'n verdere vier lede versterk het. Nog twee het hul GG-opleiding voltooi.

Die volgende lede is tot hul nuwe komitee verkies: Voorsitter Garnett Gould, ZS5ZT (herkies; Vise-Voorsitter, RAE-dosent, Webbladbestuurder Wim van der Loo, ZS5XRL; Sekretaris/Hamnet Peter Smith, ZS5SK; Tesourier Ingrid van der Loo, ZS5ING; Gebeurtenisse, Spyseniering, GG Mervyn Todd, ZS5QI; Ondersteuningspan Brian Burger, ZR5AZH; Spesiale Geleenthede, Hamnet Gawie Hoon, ZS5R.

Nuusflits: ZR5TM, Tim Larsen, is gekies as lid van die span van 45 Suid-Afrikaners om na Algerië te gaan om die hulpverleningsprogram te ondersteun. Tim is 'n seniorlid van die provinsiale "Lokale Nooddienste" span van Port Shepstone.

NUWE BESTUUR VIR BOLAND AMATEURRADIOKLUB

Op Saterdag 31 Mei is die AJV van Boland Amateurradioklub gehou. Tydens die vergadering wat deur 55 lede bygewoon is, is die volgende lede tot die bestuur vir die komende jaar verkies:

Rassie Erasmus ZS1YT Voorsitter en Tesourier; Karl Canitz ZS1KC Sekretaris en Visevoorsitter; Henry Chamberlain ZS1AAZ Skakelbeampte; René van Zyl ZS1VR Bulletinkoördineerder; Johan Le Roux ZU1LR Redakteur; Deon Heidenrych ZS1G Webmeester; Olivier Van Staden ZS1OLI Addisionele lid.

Baie dankie aan die uittredende komitees van sowel die Hibuskus- as die Boland amteurradioklubs vir die werk wat hulle gedoen het en sterkte aan die nuwe komitees vir wat vir hulle voorlê.

SARL KINDERDAG

Die volgende kinderdag van die SARL sal op Jeugdag, Maandag 16 Junie op die lug wees. Die aktiwiteite sal vanaf 09:00 tot 11:00 op die 20, 40 en 2 m-bande plaasvind. Die doel van kinderdag is om jongmense (gelisensieerd of nie) aan te moedig om amateurradio te geniet. Dit bied jongmense eiehandige op-die-lug ondervinding sodat hulle 'n belangstelling kan ontwikkel om in die toekoms'n

lisensie te verkry. Dit is bedoel om amateurs 'n geleentheid te bied om hulle stasies met kinders te deel.

Omdat die Comrades maraton op dieselfde dag plaasvind, moet kinderdagdeelnemers naam, ouderdom, ligging en gunsteling sportman of -vrou uitruil. Operateurs word aangemoedig om jongmense toe te laat om met ander jongmense in die land te praat en hulle nie te beperk tot net die uitruil van besonderhede nie. Wys die jongmense ook ander bedryfsmodusse soos GG, SATV, pakket, PSK31 ens.

Onthou asb. om jou roepsein as 'n opvoedkundige stasie te registreer indien dit nie alreeds gedoen is nie.

Onthou Maandag 16 Junie is SARL kinderdag; my kinders hoop om met jou kinders te praat.

DATUMS OM TE ONTHOU

PEARS mikrogolf en Digitale kompetisie op 13 15 Junie SARL kinderdag 16 Junie 09:00 tot 11:00 Nominasies vir Raadslede 18 Junie tot 13:00. SARL SPESIALE ALGEMENE BEGROTINGSVERGADERING by die NARS op 21 Junie 09:00 en 'n tweede SAV na die Raadsvergadering daarna; Ope dag vir tuisbouers aan die Wesrand, Saterdag 28 Junie.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX